# Ons kniel hier aan u voete neer

390

Ons kniel hier aan u voe - te neer
en hoor die he - mel - ko - re.
Hul loof en prys en roem u eer
oor ons, eens so ver - lo - re.

1 2 3 4

X Lied :

2

U liefde is onpeilbaar groot,
ontsien nie om te ly nie.
Geen kruis stuit U, geen vloek,
geen dood
om sondaars te bevry nie.

3

Die Lam wat vir ons sondes boet
oorwin die hel se magte.
Hy koop ons met sy dood, sy bloed,
uit duisende geslagte.

4

Tot priesters deur u bloed gewy,
is al ons skuld vergewe.
U maak ons konings, heel en vry,
om tot u eer te lewe.